WIKIPEDIA

# Biblioteca Vasconcelos

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie



Hierdie artikel is 'n **weesbladsy**. Dit is nie geskakel (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Spesiaal:Whatlinkshere&target=Biblioteca+Vasconcelos&namespace=0) of in ander bladsye ingesluit nie. Help Wikipedia deur na moontlike teks te soek (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Special%3ASearch&redirs=1&search=Biblioteca+Vasconcelos&fulltext=Search&ns0=1&title=Special%3ASearch&advanced=1&fulltext=Biblioteca+Vasconcelos) en 'n skakel hierheen te plaas.




Die **Biblioteca José Vasconcelos** is 'n groot openbare biblioteek en een van die grootste kultuursentra in Meksikostad. Dit lê benoorde die Meksikostadse historiese sentrum. Dit maak deel uit van die Nasionale Raad van Kuns en Kultuur van die Meksikaanse Federale Owerheid en sou oorspronklik as spil van die Meksikaanse biblioteke dien. Met die jare (en ná die oorkoming van die aanbouprobleme) word dit 'n landteken van die stad en 'n nuwe ontmoetingsplek om te kom leer. Die biblioteek word elke jaar deur miljoene mense besoek.

- **Adres**: Eje 1 Norte esquina Aldama S/N, Buenavista, Cuauhtémoc, 06350 Meksikostad.
- **Telefoon**: +52559157 2800
- **Totale opppervlakte**: 38 091 m$^2$ ; 26 000 daarvan is tuine.
- **Afmetings van die biblioteekgeboue**: 270 meter lank en 28 meter hoog. Drie geboue met elkeen ses verdiepings.
- **Parkering**: 325 staanplekke
- **Kapasiteit**: 5 000[1]
- **Besoekers (jaarliks)**: 1 825 000[1]
- **Boujaar**: 2004–2007
- **Boekebesit**: 580 000
- Kaart by Open Street Map (https://www.openstreetmap.org/?mlat=19.447442&mlon=-99.150861&zoom=15#map=15/19.4474/-99.1509).

## Inhoud

## Geskiedenis

In die neëntiende eeu was die terrein waarop die biblioteek vandag staan saam met die Santa María la Ribera, Guerrero en Atlampa een van die eerste stadswyke benoorde die historiese sentrum. Die Biblioteca Vasconcelos is op die grond van die eertydse Buenavistastasie opgerig. Laasgenoemde beskik vandag oor 'n voorstadstasie en 'n groot winkelsentrum (Forum Buenavista) wat die nodige geriewe, kitskoseetplekke en kitsbanke bied. Elke Saterdag vind die Tianguis Cultural del Chopo voor die biblioteek plaas. Dit is 'n vlooimark vir Rock en stadteenkultuur.

## Die gebou



Die saal by die biblioteek se hoofingang

Die biblioteek bestaan uit drie aaneengeskakelde geboue met elkeen drie verdiepings. Dit het deursigtige dakke en mure en is van beton, glas en staal gebou. Hierdie kombinasie bevorder besieling en leer met natuurlike lig, kamertemperatuur en moderne inrigting. Die verskillende vlakke van die gebou word deur trappe en hysbakke met mekaar verbind, met afsonderlike vlakke in die middel en 'n reeks skuifbare boekrakke wat die 580 000 boeke 'n tuiste gee. Die biblioteek dien as inspirasieplek om te lees, studeer, na te dink en uit te rus. Die gebou word omring deur ontspanningstuine met inheemse plante uit Meksikostad, wat hierdeur ook eerstehandse kennis bied oor een van die mees diverse lande ter wêreld.

Die Vasconcelos Biblioteek is ontwerp deur Albert Kalach en word dikwels as 'n sprekende voorbeeld van die eietydse boukuns beskou.

## Planne

- Plattegrond (http://www.archdaily.mx/70952/biblioteca-jose-vasconcelos-alberto-kalach/1293476777-1293131615-floor-plan-sections-772x1000-jpg/)
- Dwarssnit (http://www.archdaily.mx/70952/biblioteca-jose-vasconcelos-alberto-kalach/1293476782-1293131623-sections-01-1000x641-jpg/)

## Seminaarruimte

### Gehoorsaal



Gehoorsaal

Die biblioteek se gehoorsaal vat 500 mense. Dit het 'n groot projeksieskerm, professionele klank- en videotoerusting, asook 'n spesiale ruimte op die eerste verdieping vir die beligting, pers en BBP-assistente. Die gehoorsaal is in die biblioteektuin "geplant" en het self ook 'n daktuin.


Foyer


Buiteaansig van die gehoorsaal

## Veeldoelkamers A, B en C



Op die eerste verdieping van die biblioteek is die drie veeldoelkamers A, B en C. Elkeen is toegerus vir 60 persone en het 'n projeksieskerm. Hulle is van die hoofvertrek geskei.

## Hoofingangsontvangsaal



## Buitelugforum *Las Gradas*



Las Gradas-forum ("Die Tribune")

'n Buitelugvertrek naby die hoofingang met plek vir 200 mense op die tribune. Dit word deur 'n glasmuur van die ontvangsaal afgeskerm.

## Noordelike en suidelike leessale



Leessaal aan die suidekant van die biblioteek, bo-op die hoofingang

## Leesvertrekke


Leesvertrekke

Die gemeenskap se byeenkomste en werkswinkels kan in enige van die meer as 40 leesvertrekke aan die kante van die biblioteek gehou word. Hierdie vertrekke met tafels en stoele vat tot 30 mense.

## Multimediasentrum


Die biblioteek se multimediasentrum

Die sentrum kan vir werkswinkels benut word wat lessenaarrekenaars benodig.

### Kinderkant



Biblioteek

# Tuine

Die tuine is 'n wesenlike deel van die biblioteek. Die tuine word almal deur tonnels, paadjies met beeldhouwerk asook spoorwegoorblyfsels aan mekaar verbind.



Noordtuin van die biblioteek; vir die spysenering en koffietyd beoog



Jardín suroeste (Suidoostelike tuin)



Tuinpaadjies



Daktuin op die eerste verdieping



Tuine en tonnels

## Biblioteekgeriewe

- Rusvertrekke: Daar is vele rus- en rookkamers.
- Kleedkamers: Dit is op die eerste verdieping geleë.
- Wi-Fi
- Toiletgeriewe met drinkwaterfonteine.



Kleedkamers



Rusvertrek op die eerste verdieping



Elke badkamer het drinkwaterfonteine

## Besienswaardighede naby die biblioteek

- **Tianguis Cultural del Chopo**: is 'n vlooimark (*tianguis* in Meksikaans-Spaans) wat Saterdae naby die biblioteek gehou word en plaaslik as El Chopo bekend staan. Hierdie besondere basaar gee uiting aan die stadteenkultuur met 'n musikale inslag. Daar word met aandenkings, plate, klere, tydskrifte, boeke en ander versamelstukke in die musiekgenres soos Rock, Metal, Goth, Punk, Grunge en Ska handel gedryf.



'n Kraampie met Goth-bykomstighede by die Tianguis Cultural del Chopo

- **Almedapark van Santa María la Ribera**: wes van die biblioteek lê die Santa María la Ribera *colonia* (stadswyk) wat in die 19de eeu ontstaan het toe van die welgesteldes buite die stadsgrense wou gaan woon. Tans is hierdie stadswyk 'n laslappie van ou en nuwe huise, waarvan meer as 1 000 histories gedenkwaardig is. Die Almedapark maak die middelpunt uit van Santa María la Ribera, met die Marisco Kiosk as hoofbesienswaardigheid. Dit is slegs vyf blokke ver van die biblioteek. Die Kiosk is in die laat 19de eeu deur José Ramón Ibarrola ontwerp en

gebou om as Meksikaanse Paviljoen vir die Wêreldtentoonstelling 1886 in New Orleans en die Saint-Louis-Uitstalling 1902 te dien. Die Kiosk is die tweemalige wenner van die Wiki Loves Monuments Mexico.


Universiteitsmuseum Chopo van die UNAM

- **Museum van die Aardkundige Instituut van die UNAM**: dit is aan die einde van Almedapark geleë en bied 'n versameling fossiele, minerale, flora en fauna uit verskeie wêrelddele en 'n klein versameling landskapskilderye deur José María Velasco. Die Jugendstilgebou het gebrandskilderde vensters wat kenmerkende Meksikaanse tonele uitbeeld. Sy fasade bestaan uit sandsteen en toon reliëfs van skulp- en reptielfossiele.


Morisco Kiosk by nag

- **Universiteitsmuseum Chopo van die UNAM**: is 'n Jugendstil-staal-en-glaskonstruksie wat deur sy twee groot metaaltorings die koppe laat draai. Omrede die gebou soos die struktuur in Engeland lyk, kleef die bynaam *Palacio de Cristal*, oftewel Kristalpaleis. Tans is die museum op die moderne kuns, eksperimentele projekte vir die eietydse kuns, asook die jong kunstenaars toegespits. Die museum het ook 'n samewerkingsooreenkoms met Wikimedia Mexico. In hierdie museum bring die plaaslike vereniging veeltydse verrigtinge soos die Wiki Loves Monuments-prysuitdeling tot stand.
- **Revolusiemonument**: is 'n besienswaardigheid en gedenkteken ter nagedagtenis aan die Meksikaanse Revolusie. Dit is op Republiekplein (Spaans: Plaza de la República) staangemaak en verdeel Revolution Avenue tussen die avenues Paseo de la Reforma en Avenida de los Insurgentes in die middestad van Meksikostad. Dit beskik oor 'n uitsigplatform op die dak en huisves die Nasionale Revolusiemuseum wat onlangs oorgedoen is.

### Winkels naby die biblioteek


Die vroeë Buenavista-spoorwegstasie. Daaragter is die koepel van die Fórum Buenavista-winkelsentrum sigbaar.

- **Fórum Buenavista**: 'n groot winkelsentrum naby die biblioteek het veel te bied: supermark, winkels, 'n teaterkompleks met 14 rolprentteaters en 1 IMAX, apteke, restaurante, gimnasium, mode-, skoen-, elektronika- en rekenaarwinkels, een groot kitskosarea, koffiewinkels en kitsbanke.
- **Wal-Mart Buenavista**: 'n tak van die welbekende VS-kettingwinkel.

## Onderweg

Daar is verskeie vervoermiddele van te kies om vanaf die verblyfplek na die lokaal te pendel: per moltrein 30 minute ($0,38 USD), per bus 30 minute ($0,42 USD), per metrobús 20 minute ($0,46 USD), per taxi 15 minute ($5–10 USD).

- **Per moltrein**: die Buenavistamoltreinstasie van Mexico City Metro is net buitekant die lokaal geleë. Hierdie spoor behoort tot Roete B van die kaartjiestelsel. Buiten die lae kaartjiegeld word geen verdere reisgeld (wat betref afstand, tyd, aantal spoorverwisselings of stasies aangedoen) gehef nie. 'n Enkele rit duur vir so lank jy wil, tot jy afklim en die stasie verlaat.

- **Per metrobús**: 'n hanetree van die lokaal af wag 'n groot metrobústerminus – 'n snelbusdiens wat met Roete 1, 3 en 4 verbind is. Laasgenoemde roete is teen 'n tarief van 40 MXN (3 USD) regstreeks met die Benito Juarez Internasionale Lughawe verbind.
- **Per taxi**: die taxigeld is goedkoper as dié van ander stede in die wêreld. 'n Rit vanaf die historiese sentrum kan so 30 MXN beloop. Jy gaan egter nie in die eerste die beste taxi klim nie.

# Verwysings


1. La obra arquitectónica (https://web.archive.org/web/20141016074524/http://www.bibliotecavasconcelos.gob.mx/info_detalle.php?id=57) (Spaans)


# Eksterne skakels



Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Biblioteca Vasconcelos***.

- Amptelike webtuiste (http://www.bibliotecavasconcelos.gob.mx/)
- Oorsig van die biblioteek in die ArchDaily (http://www.archdaily.com/98584/vasconcelos-library-alberto-kalach/)
- Oorsig van die biblioteek in die TripAdvisor (http://www.tripadvisor.com.mx/Attraction_Review-g150800-d2040195-Reviews-Biblioteca_Vasconcelos-Mexico_City_Central_Mexico_and_Gulf_Coast.html)